# Goddelike liefdebande

523

God - de - li - ke lief - de - ban - de
bind in Je - sus men - se saam,
bind uit al - le wê - reld - lan - de
die ver - los - tes in sy Naam -
één in gees, ge - loof en doop,
één in keu - se, lief - de, hoop.

2

Ja, 'n groot verloste skare
sien ons op sy roepstem kom;
groter groei dit met die jare -
alle volke huldig Hom!
Kinders by hul Vader tuis;
vreugde, oral, vul sy huis!

3

Groot is sy geduld en liefde -
Jesus Christus, God en mens.
In ons wek Hy naasteliefde -
stuur ons na ons medemens.
Mense eensaam, honger, naak,
dié kom Hy ons naastes maak

4

Laat ons liefde en gebede
vir mekaar ons hegter bind.
As Hy kom, die vors van vrede,
mag Hy ons só werksaam vind.
Kom, ja kom, so roep die bruid
en die Gees verlangend uit.